SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 27 JUNIE 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE KANTOOR BY DIE NARS GESLUIT

'N KOMPETISIE VIR DIE NUWE RADIO AMATEURS

en

BESPREEK NOU VIR DIE AMSATSA RUIMTE SIMPOSIUM DIT IS GRATIS.

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin hierdie bulletin met die nuus van 'n stille sleutel:

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van JP Venter, ZS6JPV die oggend van Donderdag 24 Junie 2021 stil geword het weens COVID. JP was 'n lid van die Wesrand Klub en baie bekend in die gemeenskap. Hy was ook jare lank die voorsitter van die Quelerina BB-klub.

Ons betuig ons innige meegevoel met sy vrou Emerentia, dogter Anita, seuns Willie en Hennie ZS6BKS, familie en vriende.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE KANTOOR BY DIE NARS GESLUIT

Die kantoor by die NARS is gesluit van Maandag 28 Junie tot Vrydag 2 Julie 2021, terwyl Kelley 'n wel verdiende blaas kans neem. Die kantoor sal op Maandag 5 Julie 2021 oop wees.

DIE IARU HF-KAMPIOENSKAPPE OP 10 EN 11 JULIE

Die IARU HF-kampioenskap vind vanaf 12:00 UTC op Saterdag 10 Julie plaas en eindig om 11:59 UTC op Sondag 11 Julie 2021 met GG en foon aktiwiteit op 160 tot 10 meter met die doel om met soveel ander amateurs, veral IARU Lidlande se HK stasies regoor die wêreld in verbinding te tree. Die uitruiling

vir IARU Lidlande HK-stasies, soos ZS9HQ, is 'n RS- of RST-verslag en die amptelike afkorting vir IARU Lidverenigings, IARU-beamptes gee 'n RS- of RST-verslag en AC, R1, R2 en R3 soos toepaslik; Alle ander stuur 'n sein verslag en hul ITU-sone, vir Suid-Afrika is dit Sone 57. Die ZS9HQ stasie benodig operateurs vir die kompetisie. Jy kan vanaf jou eie stasie werk met die HK-roepsein. As jy die naweek kan werk, stuur jou besonderhede na contest@sarl.org.za en hfmanager@sarl.org.za.

'N KOMPETISIE VIR DIE NUWE RADIO AMATEURS

Die SARL Newbie Partytjie is 'n prettige aktiwiteit om alle nuwe radio amateurs aan te moedig om aktief te raak. Die eerste been word gehou vanaf 08:00 tot 20:00 UTC (10:00 tot 22:00 SAT) op Saterdag 3 Julie 2021 met foon aktiwiteit op 80, 40 en 20 meter. Die uitruiling en die telling hang af van die tyds duur wat jy radio amateur is. Logstate in MS Excel-formaat moet teen 23:59 SAT op Donderdag 8 Julie per e-pos ingedien word na zs3vdk@webmail.co.za. Kry al die inligting op bladsy 97 van die 2021 Kompetisie handleiding.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE AMSAT-SA RUIMTESIMPOSIUM OP 10 JULIE

Die program vir die 2021 AMSAT-SA Ruimtesimposium is op die SARL- en AMSAT SA-webwerwe gepubliseer. Die bywoning van lede van AMSAT SA en SARL is gratis. Daar is 'n klein bedrag vir nie-lede. Die simposium word op die BlueJeans-platform gehou en begin om 10:00 SAT op Saterdag 10 Julie 2021.

Die hoofrede sal gelewer word deur Val Munsami, die uitvoerende hoof van die Suid-Afrikaanse Nasionale Ruimte Agentskap. Dr Gary Immelman, ZS6YI sal praat oor 'n nuwe manier om aan die gang te kom op QO-100, amateur radio se eerste geostasionêre satelliet. Dr Pierre Cilliers sal praat oor ruimteweer aktiwiteite by SANSA in Hermanus, dr Nathaniel Frissell, W2NAF leier van die HAMSci in die VSA, sal 'n referaat lewer met die titel "Die Ionosfere vanaf jou agtertuin," Hannes Coetzee, ZS6BZP en Anton Janovsky, ZR6AIC sal die ontwikkeling beoordeel van AfriCUBE en Burns Fisher, WB1FJ van AMSAT NA sal praat oor Raspberry Pi in my kamerk, 'n druk knop-gebruikers koppelvlak." Meer besonderhede oor die aanbieding word in die komende week bekend gemaak. Hou www.amsatsa.org.za dop

DIE JULIE 2021 RADIO ZS BESKIKBAAR VIR AFLAAI

Die Julie 2021 uitgawe van Radio ZS kan afgelaai word vanaf die Radio ZS-aflaai bladsy op die Liga-webwerf. In hierdie uitgawe kyk ons na die SARL SWOT-analise wat gedeel is met Streek 1 en Hartmut, DG7YBN en John, ZS6JON wys 'n nuwe konsep om 'n 23 cm Yagi te bou. Lees meer oor die RSGB Radio Surfer Toekenning en Heliograwe op die Lug, terwyl Gary, ZS6YI vir ons sy Kompakte QO-100-ontvanger vir NB en opwekker vir DATV wys. Die Voortrekkers vier hul 90ste bestaansjaar en ons het 'n verhaal uit die Suid-Kaap.

Weet jy van die Suid-Afrikaanse Jong Dames Radioliga en die Suid-Afrikaanse

Vroue Radioklub? Ons kyk na uitgawe 1 van Radio ZS, gepubliseer in Julie 1947, Woody, ZS3WL neem ons na die Kaap Punt-vuurtorings, Henry, ZS6IIX vertel van die jag op die ontwykende steuring op 125.400 MHz en ons kyk na hou om Morsekode Effektief te leer. En daar is meer in hierdie 100 bladsy uitgawe.

KOMPETISIE NUUS

Nege logstate is ontvang vir die eerste been van die SARL Jeug Naelloop wat op Woensdag 16 Junie 2021 gehou is.

1ste Oos-Kaap Hammies, ZS2ZU - 28 punte

2de Bryce Mclean, ZU1BM - 22 punte

3de Kiara Mclean, ZS1SS - 20 punte

Die uitslae is in HF Happenings 952 gepubliseer.

Die ZS5 Naelloop is 'n prettige aktiwiteit om kontak tussen radio amateurs in Kwazulu-Natal en radio amateurs in Suider-Afrikaanse lande te bevorder en word van 14:00 tot 15:00 UTC (16:00 tot 17:00 SAT) aangebied op Sondag 4 Julie 2021 met GG en foon aktiwiteit op 40 meter. Die uitruiling vir ZS5-stasies is 'n RS- of RST-verslag en die dorpsnaam, terwyl ander 'n RS- of RST-verslag en provinsiale of landsafkorting gee. Logstate in ADIF-, Cabrillo- of MS Excel-formaat moet teen 23:59 SAT op Vrydag 9 Julie 2021 per e-pos ingedien word na zs5contest@harc.org.za. Kry al die inligting op bladsy 79 van die 2021 Blouboek.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar slegs 'n enkele sonvlek groep met 'n eenvoudige magnetiese samestelling sigbaar. Daar is 'n geringe moontlikheid van C-klas fakkels. Diegene wat hulle eie frekwensie voorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van veertien vir die week gebruik. Radio amateurs kan bruikbare DX openinge op die 17 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

29 Junie - die Secunda ARK vergadering

1 Julie - die begin van die SARL-boekjaar en die registrasie vir die Oktober RAE open

3 Julie - die SARL Newbie kompetisie en die Durban ARK vergadering

3 en 4 Julie - die Marconi HF-Gedenk Kompetisie

4 Julie - die ZS5 Naelloop

9 Julie - provinsiale skole sluit

10 Julie - die RaDAR Uitdaging en die AMSAT-SA Ruimtesimposium

10 en 11 Julie - die IARU HF-kampioenskap

12 Julie - die Wesrand ARK vergadering

17 Julie - die Winter QRP-kompetisie en die Magalies and Highway ARK vergaderings

18 Julie - die ZS2 Naelloop

20 Julie - die PEARS- en Grens ARK vergaderings

21 Julie - die SARL 80 m Klub naelloop

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die kantoor by die NARS is gesluit van Maandag 28 Junie tot Vrydag 2 Julie 2021, terwyl Kelley ’n wel verdiende blaas kans neem. Die kantoor sal op Maandag 5 Julie 2021 oop wees.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saam gestel deur Andy Cairns, ZS6ADY, geredigeer deur Vivian Dold, ZS6VD en gelees deur ....................................

Van die nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.